# Loof, loof die Here!

Loof, loof die He - re! Bring Hom dank en e - re,

o Chris-ten - ska - re, rond-om sy al - ta - re.

Hy is ons God - die E - wi - ge, die Wa - re!

Loof, loof die He - re!

2.

U is die Here, U is onse Vader.
In Jesus Naam is ons nou
hier vergader.
Één deur u Gees, kom ons
vrymoedig nader.
Loof, loof die Here!

3.

Hoor ons gebede, dat ons in u vrede
op al ons weë elke dag kan wandel
en altyddeur na u gebooie handel.
Loof, loof die Here!

4.
God van weldade,
Skenker van genade,
U, hoog verhewe,
U bestraal ons lewe;
ons is gedurig deur u guns
omgewe.
Loof, loof die Here!